20190520 NDR deel 1 van 2

Die gevolge wat die NDR (National Democratic Revokution) tot 1994 vir die Afrikaner ingehou het

Ons moet in gedagte hou dat ie NDR alreeds oor tydperk van meer as 60 jaar stelselmatig in werking gestel is. In hierdie 60 jaar was daar nog geen afwyking van die oorspronklike ideologie gewees nie, en verloop hierdie strategie volgens plan.

Die NDR is 'n weldeurdagte en implimenteerbare strategie wat sy ontstaan het in die voornalige Russiese USSR (United Sosialist Soviet Republics) en maak deel uit van baie groter ideologie met' n eindoel om 'n nuwe wêreld orde daar stelselmatig te stel wat gevolglik op steeks, kontinentale en uiteindelik wêreldoorheersing tot gevolg moet bring. Dit is derhalwe' n baie gevaarlike spel wat gespeel word wat tot verval lei en sien ons die onlangse uitkomste in lande soos byvoorbeeld Zimbabwe en Venezuela. So hou dan ook in gedagte dat die NDR nie net implimenteer word as gevolg van klein groepie of ibdividue aan die Suidpunt van Afrika met radiakale idees nie.

Daar is ook geen haas om die eintlike doelwit oornag te bereik nie. Die aanvanklike teiken vir finale en totale implimentering vir SA staan nog steeds op termyn van ongeveer 75 jaar (in one lifetime) waarvan daar nou sowat reeds 60 jaar verloop het.

Binne die NDR is daar ook "beskerning meganismes" ingewerk en sal ek ook net vlugtig na van hierdie meganismes/strategiese handeling verwys so bietjie verder aan

Derhalwe is die verwagte finalisering in sowat 15 jaar nog in die toekoms. Alles verloop verder nog "volgens plan en op skedule" vyftien jaar mag dalk vêr in die toekoms klink maar neem in ag dat 60 jaar reeds verloop het en die resultate nog nie werklik gevoel is nie kan geweldig baie verwikkelinge in die volgende 3 dalk 4de verkiesing termyne verwag word soos wat momentum nou vinnigee sal toeneem.
Omdat soveel momentum reeds gegee is aan die NDR betree ons nou die Grand Finale fase.

Al wat dus nou die finale implimentering kan stuit is die totale ineenstorting van die ANC, maar selfs hiervoor is daar voorsorg in die NDR gemaak. Hierdie hele rewolusie is in verskillende fases beplan. Binne die fases is daar beskerming meganismes ingebou, ondermeer dat daar nie gehuiwer moet word om te talm of self 'n tree terug te gee as die NDR onder druk kom . Maar as een tree terug gegee is moet daar twee tree vorentoe beweeg word in die volgende implimentering fase. Waar die doelwitte vroeër bereik word moet die tyd wat "gewen" is vir die volgende fase aangewend word sonder om daardie einddatum te vervroeg aangesien daar dan buite die globale (groter prentjie) plan beweeg word. Dit is dan ook waarom Zimbabwe en Venezuela so hard en "voortydig" grond toe gekom het omdat hul ongeduldig geraak en die globale plan vooruitbegin hardloop het. Maar vir doeleindes van kennis gaan ek nou nie oor hulle uitbrei maar eerder kyk wat in SA gebeur het.

Eerste Fase
Daar MOES EERSTENS 'n "plan" of strategie op die tafel kom en getoets word. Daar is 10 jaar voirsiening gemaak hiervoor. So hier kyk ons na die periode 1955 tot 1965 waartydens die NDR ontwikkel is en "grondwet" daargestel word. Hierdie "grondwet" het naam gekry tewete Freedom Charter. Die toets implimentering het ondermeer bewapening en skrikbewind ingesluit. Teen 1961/62 was die "admin" afgehandel en toetsfase in

swang ten tye van Republiekeording in SA. Dr. Verwoerd se regeringsbeleid van afsonderlike ontwikkeling waar elke volk Selfbeskikkingreg gee is teenstrydig met die NDR. Die SA regeringbeleid in direkte teenstelling met die NDR. Konflik is onafwendbaar. "Afsonderlike ontwikkeling" en "Selfbeskikking" is terme wat nie NDR bevorder en op 'n dag gebruik Dr. Verwoerd die woord apartheid. Die klein onbekende woordjie pas gerieflikheidshalwe so reg in die NDR kraal om as "vloekwoord" gebruik te word en word en word deur middel van propaganda daartoe verhef. Dit plaas die fokus op rassewette wat uit die Britse koloniale era geld is oor die voorafgaande (voor Republiekwording) ongeveer 70 jaar sedert die 1880's nou op die voorgrond en word die wanpersepsie geskep dat dit deur die Verwoerd regering ingestel is. Die verwikkelinge plaas nou druk op die SA regering se deurvoer van afsonderlike ontwikkeling vir elke volk in hul eie tuislande en verhoog die NDR leuns van "ander sinistere" bedoelings en swart onderdrukking word as koon voorop gehou. Die gevolglike verbanning van die NDR voorstanders ondermeer ANC, SAKP, PAC en diesulkes pas die NDR eintlik soos handskoen want nou kan die volgende fase ondergronds deur een tree terug te staan bedryf word en oorlog teen die mensedom in fase 3 begin beplan word (Peoples War) en om deelnemers aan NDR nou eerder as slagoffer as rewolusie in Internasionale oogpunt te verhef. DIT is eerder tot voordeel as nadeel vir die NDR.
Die een treë terug waarvan ek vroeër gepraat het maak nou deure oop vir twee treë sprong vorentoe.

Tweede Fase
Met fase een nou gerieflik in die sakkie teen ongeveer 1962 teenoor teiken datum van 1964/65 en gee dus paar jaar ekstra aan fase 2 raak dit tyd vir fase 2 wat sowat 20 jaar moet dien en geteiken is om afgehandel te wees teen ongeveer 1984/85.

Die ontwikkeling van sosialistiese verhoudings wat 'n einde sal maak aan die stelsel van kapitalisme, kan nie begin voordat die werkersklas en bondgenote gevestig is nie. Hieedie fase het ten doel om steun te werf onder die massaa in die bevolking. Waar teenstand gebied word kan dit selfs met geweld of deur middel van skrikbewind af geforseer word. Die gedagte aan tuislande en moontlike afsonderlike ontwikkeling sal vele fronte skep en moet nou onderdruk word. Die huidige regering moet ook op soveel moontlike gebiede gediskrediteer word. Die gedagte dat hul onderwerp word aan slawerny moet gekweek word by die massaa om walging in die huidige regering teweeg te bring, feodalisme en kapitalisme en private eienaarskap van die middele, sowel as internasionale handels betrekkinge en produksie moet deur onderdrukking van die werkers klas van voortvarendheid na gedagte van onderukking ten volle by die massas ingewortel word. Gewapende stryd moet aangeknoop word en swart bewussyn gekweek by die massas dat die teenpool van sosialisme tewete kapitalisme 'n gruwel is wat wortel en tak uitgeroei behoort te word met die doel om die massas te reduseer en verarm tot eenvormigheid, mobilisering en steun van die meerderheid inwoners van SA moet ingeburger wees. Die apartheid regering moet uit staat van "verhewendheid" na "enemy number 1" gereduseer en as sodanig geag word deur die meerderheid swart mense. Hierdie fase het ook 'n naam gehad wat wel bekend geraak het naamlik "The Struggle"
Hierdie hele proses is toe gedurende 1984/85 behaal soos beplan. Meeste van ons hier op die groep sal van fase 2 kan getuig want ons was nie meer toe in kinderskoene of dalk nog nie eers gebore soos tydens fase een.

Derde fase
Met die "plan" in fase 1 gefinaliseer en die steun van fase 2 in die sakkie raak dit nou tyd vir fase 3 oftewel die aanloop na magsoorname en kan die krane nou groter ooogedraai word net die oog op totale magsoornane teen 1995.
Van 1984 tot 1994, is die massas mense as oorlogstrategie gebruik om die ANC die mate van oorheersing te gee wat nodig is om die NDR in die post-apartheid-era na vore te bring.

Veertig jaar het verloop... Die NDR is intyds op skedule in 1994 vir magsoorname
Dit vereis veral die verswakking of uitskakeling van swart opposisie - en die volk se oorlog was besonder suksesvol uit NDR oogpunt om dit te bereik verder beskou die ANC hom nie as 'n gewone politieke party gebind deur die gewone reëls van die politieke spel nie, maar as 'n nasionale bevrydingsbeweging wat verantwoordelik is vir die implementering van die NDR en eis daarmee saam 'n unieke reg op heerskappy, stakings, bevordering van sanksies, anargie en wantroue in die huidige bestel, fokus nou eerder ook op die bevryding van hul kaders uit tronke en streef daarns om die regering basies onregeerbaar te maak.

Die halfpadmerk is betyds en suksevol bereik volgens NDR voorstaanders!

Kom praat gerus saam. Julle kommentare en waar ek dslk oaadjie byster raak se reghelp word waardeer.

More gesels ons verder oor post 1994.

---

Dit was ’n Donderdagmiddag ’n rukkie na werk toe die groot kar voor die Solidariteit- hoofkantoor stop. Die bestuurder het half onseker nader gestaan: “Is dit hier waar ons klere en dinge vir die arm mense kan aflaai?” Ek sê niks, my woorde raak maar partykeer op. “My ma’t gesê ons moet hierdie boeke sommer ook afgee. Dit het nog aan my pa behoort.” Ek buk af om te groet. In die kar sit sy vrou, twee laerskoolseuntjies en sy ma. “Ons gaan Australië toe, Oom”, sê een opgewonde. Die ouma sê niks. Ek vat die ou kleretas met die boeke; hy vat die sakke met klere, en roep die kinders om te kom help. Die tas is baie swaar. Sy vrou en ma stap ook saam. “Ja” sê hy. “Ons het maar besluit om te trek.” “Die misdaad en al die dinge. Jy weet mos.” Ek weet mos. By die Helpende Hand se stoor aangekom, fluit hy verbaas” Waar gaan al hierdie goed heen?” Ek begin verduidelik, hou toe maar op toe ek sien sy kop is klaar in Australië.

“Sal jy asseblief die boeke uitpak,” vra hy, “Ons het ongelukkig die tas nodig.” Dis ’n goeie tas. Ek begin uitpak. “Jammer vir die moeite, julle moet dit maar vir ’n museum gee of iets,” sê hy. “Ma het ongelukkig nie plek in haar nuwe huis nie. Sy trek nou na ’n lekker veilige plekkie.” Die ouma sê niks. Sy lyk nie baie opgewonde oor die lekker veilige plekkie waar sy nou alleen gaan bly nie. Daar is goeie boeke. “Pa was baie lief vir Afrikaans,” sê hy. “Natuurlik is ek ook”, voeg hy vinnig by. “Ons gaan nog Afrikaans met hulle praat,” sê hy oortuigend na die kinders se kant toe. Sy vrou lyk nie so seker nie. Ek pak verder uit. Hierdie boeke is gebruìk. Langenhoven se Spookstories. Die Woordeboeke van die Afrikaanse Taal. FA Venter, Van Wyk Louw, Die Groot Verlange. Die FAK. Een “Long Road to Freedom”- onoopgemaak. “Dit was ’n present.” My Pa is dood voordat hy dit kon lees,” sê hy half verleë. Hy sê nie hoekom hý dit nie gelees het nie.

Ek en die ouma kyk na die hopie boeke op die tafel. Die man en die vrou kyk vir haar. Sy neem afskeid van iets meer as die boeke. “Sy is nou 83,” sê die man sag. “Hulle was onderwysers.” Hy voel skuldig oor die weggaan. Ek werk vinnig uit. Sy is gebore in 1925, in die jaar toe Afrikaans ’n amptelike taal geword het. Binne een leeftyd, van die wieg tot in die museum. Ek sê dit amper vir hom, maar bedink my betyds. Ek tel een van die woordeboeke op, dink aan alles wat agter dit sit. Die reeks is nog nie eers voltooi nie, en die taal word al weer onderdruk, dink ek wrang. Die ouma tel een van MER op, sit dit weer neer sonder om te kyk.

Die kinders raak nou woelig. “Ons moet ry,” raak die Pa haastig. Ek wil iets vir sy ma sê, maar my woorde is nog op. Ek weet baie van haar, al het ek haar nog nooit ontmoet nie. Ek wens ek het haar man ontmoet, al ken

ek hom nou ook. Ek kan dink hoe mis sy hom in hierdie tyd. Hoe sy al by voorbaat na haar kleinkinders verlang. Ons stap stadig terug, weg van haar lewe af wat nou daar op die tafel lê.

By die kar gaan sy staan, en praat vir die eerste keer. “Gee die boeke vir ’n Laerskool,” vra sy. “Nie vir ’n museum nie; ons taal is mos nie dood nie.” Ek sien die verlede en die toekoms van Afrikaans in haar oë. Ek verstaan presies, en voel lus om haar te salueer. Ek maak die deur vir haar oop, en terwyl hulle wegtrek wonder ek of daar nie so iets is soos ’n Taalmisdaad teen die Mensdom nie.

{Geleen by Flio Buys van Solidariteit}